# Kreools

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Kreools** ontstaan in 'n situasie waar die sprekers van verskillende tale 'n gemeenskaplike kommunikasiemiddel moet skep. Dikwels, maar nie noodwendig nie, berus die woordeskat van die nuwe kreools grotendeels op een van die oorspronklike tale. Nadat die proses van kreolisering afgesluit het, beskik die nuwe taal oor 'n grammatika en fonetiese stelsel wat van die oorsprongstale sterk verskil.



'n Padteken in Guadeloupekreools wat lui *Ry stadig. Kinders speel hier*. Die letterlike vertaling is "Lig jou voet [van die versneller]. Daar is kinders wat hier speel".

'n Aantal bekende soorte kreools het vanuit 'n pidgintaal begin ontwikkel, dit wil sê dat die sprekers van 'n bepaalde taalgemeenskap 'n basiese kommunikasiemiddel soos 'n pidgintaal volgens hulle behoeftes begin uitbou tot 'n volwaardige moedertaal. Dikwels is dit die kinders van pidginsprekers, wat volgens een taalwetenskaplike teorie oor 'n oorgeërfde universele grammatika beskik, wat hulle in staat stel om reëlmatige vorms in hul taal te vind of te skep, waardeur die grondslag vir 'n nuwe grammatikale stelsel gelê word. Tegelykertyd word die woordeskat uitgebrei om die noodsaaklike vakterme te skep, wat in die pidgintaal nog ontbreek het. As uitboutale kan die pidgins sodoende gemaklik tot standaardtale ontwikkel word.

Die meeste soorte kreools, wat in die tyd van die oorsese kolonisasie deur Europese lande ontstaan het, is gebaseer op 'n Portugese, Franse, Engelse of Nederlandse woordeskat.

Ander sodanige tale, waaronder soms ook Afrikaans gereken word, ontstaan in 'n situasie waarin die aantal sprekers van 'n gewone taal vinnig uitgebrei en oor 'n langer tydperk deur sprekers van vreemde tale oorheers word. Net soos Nederlands aan die Kaap word die uitgangstaal deur baie mense as 'n aanleerderstaal gebruik – en meesal net gebrekkig aangeleer. Hierdie besondere geval lei dikwels tot die standardisasie van onreëlmatige vorms en strukture, waarby oorbodige elemente begin verdwyn.

In die geval van Kaaphollands was die Nederlandse moedertaalsprekers 'n minderheid, terwyl die groot meerderheid koloniste van Duitse en Franse afkoms was en deur 'n groot aantal Oosterse slawe aangevul is. Besonderhede van die Nederlandse grammatika, wat deur die aanleerders as moeilik ervaar is, het geleidelik uit die taal verdwyn.

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Kreools.

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Taalfamilies&action=edit)

**Primêre taalfamilies**

| | |
|---|---|
| **Oorkoepelende terme** | Australies • Indiaans • Khoisan • Papoeastale • Tasmaans |
| **Taalfamilies** | Afro-Asiatiese tale • Altaïese tale • Amerindiese tale • Austro-Asiatiese tale • Austronesiese tale • Drawidiese tale • Eskimo-Aleoetiese tale • Indo-Europese tale • Kartweliese tale • Majatale • Na-Dené-tale • Niger-Kongo-tale • Nilo-Sahariese tale • Oeraalse tale • Sino-Tibettaanse tale • Tai-Kadai-tale • Trans-Nieu-Guinese tale • Turkse tale • Uto-Asteekse tale |
| **Ander** | Gebaretale • Geïsoleerde tale • Kreools • Kunsmatige tale • Pidgin |

